SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 23 SEPTEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op die pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus

PORTFEULJE KOMITEEVOORSITTER OPEN AMATEURRADIO VIR AFRIKA WERKSWINKEL

NUWE AMATEURSATELLIET EERSDAAGS GELANSEER

RADIOAMATEURS IN GUATEMALA KRY 70 CM TERUG

RADIOAMATEURS BETROKKE BY DIE WêRELD HANDELSENTRUM TRAGEDIE.

AANKOPE PER KREDITEKAART

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE - ZS100ABW

AMATEURS BESOEK HEL

VOORTPLANTINGSVERSLAG

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

PORTFEULJE KOMITEEVOORSITTER OPEN AMATEURRADIO VIR AFRIKA WERKSWINKEL

Die voorsitter van die portfeuljekomitee oor Telekommunikasies Nkenke Kekana sal die openingstoespraak by die Amateurradio vir Afrika werkswinkel op die vooraand van die ITU Telecom Africa 2001 konferensie lewer. Die werkswinkel sal op 10 November by die Nasionale Amateurradiosentrum aangebied word.

NUWE AMATEUR SATELLIET EERSDAAGS GELANSEER

PCSat, 'n VSA Vlootakademie amateurradio opspoor en kommunikasie satelliet sal eersdaags gelanseer word. Die Kodiak Star lensering vanaf Kodiak, Alaska, sal 3 amateurradio loonvragte aanboord hê insluitende Pcsat maar is vir 'n maand vertraag weens die onlangse terroriste aanvalle. Die Kodiak sending bestaan uit 4 klein satelliete wat aanboord van 'n Lockheed Martin Athena-1 vuurpyl gelanseer sal word. Die lansering sal die eerste wees van die nuwe Kodiaklansering terrein in Alaska. PCsat is 'n 1200 baud APRS digihaler op 145,825 MHz. Starshine 3 is 'n spiëlbal met AX.25 9600 baud telemetrie op 145,825 MHz en Saphire-1 het 'n 1200 baud AX.25 telemetrie en spraakterugspeel op 437,100 MHz. Pcsat was ontwerp en monteer deur matrose by die Vlootakademie in Annapolis, Maryland om praktiese ondervinding in hulle lugruim- kurrikulum op te doen.

RADIOAMATEURS IN GUATEMALA KRY 70 CM TERUG

Die amateurradioklub van Guatemala, lid van die IARU, rappoorteer dat 430 440 MHz aan amateurradio teruggegee is. In 1996, het die regering amateurradio uit die deelband verwyder en die 70 cm band aan kommersiële landmobiele stasies verkoop. Hierdie dienste sal nou op ander frekwensies gehuisves word. CRAG sal nou versoek dat 'n voetnota tydens die Wêreld Radiokommunikasie konferensie in 2003 aangebring word sodat 430 440 MHz aan amateurradio in die land
primêre status verleen word. CRAG het die IARU Uitvoernde komitee bedank vir die ondersteuning. Die IARU Streek 2 konferensie sal van 30 September tot 5 Oktober in Guatemalstad gehou word. Dit toon weereens die belangrikheid van die Nasionale Amateurradio verenigings en die IARU. Saam kan ons baie vermag. As ju nog nie 'n lid van die SARL is nie of nog nie hernu het nie, doen dit dadelik. Dit is in jou eie belang en van amateurradio.

RADIOAMATEURS BETROKKE BY DIE WêRELD HANDELSENTRUM TRAGEDIE.

Tenminste vier amateurs is tussen die baie mense wat steeds vermis word na Dinsdag se aanval op die Wêreld Handelsentrum in New York. Die aanval het ook die groot TV en uitsending installasies op die dak van een van die twee torings verwoes. Die amateurs wat vermis word is:

Steven A. Jacobson, N2SJ, 53, van New York , 'n radiosenderingenieur en ARRL lid.

William V. Steckman, WA2ACW, van W Hempstead, New York, ook 'n radiosenderingenieur.

Robert D. Cirri, KA2OTD, 39, 'n ARRL lid van New Jersey. 'n Hawe polisieoffisier, KA2OTD was besig om werkers te help om die gebou te ontruim toe dit ineengestort het.

Michael G. Jacobs, AA1GO, 54, 'n ARRL lid van Connecticut. Michael se kantoor was in die Handelsentrum. (ontleen uit Q-NEWS).

Die ARRL rapporteer dat tienjarige Beverlet Holtz van Huntington, Long Island, New York haar amateurlisensie met roepsein KC2IKT Vrydag ontvang het. Sy het dadelik hulp aangebied. Sy het by die honderde amateurs aangesluit om met die reddingswerk behulpsaam te wees. Sy het haar vader se handstelletjie gebruik en het vrae van netbeheer beantwoord en welsynsverkeer herlei en was die enigste radio-operateur vir die volle agtuurskof. Sy kan nie wag om weer te help nie.

AANKOPE PER KREDITEKAART

Wanneer aankope by HK gemaak word, hetsy vir boeke of betaling van ledegelde ens, moet benewens die volle kredietkaartnommer ook die laaste drie syfers agter op die kredietkaart verstrek word. Die kredietkaartmasjien by HK sal nie die

transaksie verwerk sonder die laaste drie syfers nie. Vergewis jou asb van hierdie vereiste.

RADIO ZS

Die September uitgawe van Radio ZS is gedruk en sou Maandag 17 September gepos word. Hierdie uitgawe is laat as gevolg van probleme by die drukker. Die redakteur versoek dat bydraes vir die November uitgawe hom
voor 1 Oktober bereik. Klubs word daaraan herinner om items vir Klubnuus (met foto's indien moontlik) by te dra. Stuur u bydrae aan zs6asf@icon.co.za of aan Fritz ZS6ASF, Posbus 39024, Moreletapark, 0044

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE - ZS100ABW

Die Midlands Amateur Radio Club sal 'n spesiale geleentheidstasie op 22 en 23 September 2001 by Fort Prospect, KwaZulu Natal bedryf ter viering van die Anglo Boere oorlog 'n eeu gelede en die rolle wat die Britte, die Boere en die dapper Nongqayi Zulu polisie vervul het. Die stasie sal tot 14:00 UTC vandag op 20 en 40 meters bedryf word. Daar is dus nog net 'n paar uur oor om met hulle kontak te maak en 'n QSL kaart te ontvang.

RADIOAMATEURS BESOEK HEL

Die naweek van 21 tot 24 September 2001, pak 14 amateurs die tog aan "HEL" toe waar hulle 'n spesiale stasie sal oprig en hoop om vandaar met mede-amateurs van oral, kontak te maak. Die roepsein is ZS1HELL Die stasie sal tot 24 September 2001 om 11h00 op die lug wees. Spesiale QSL kaarte sal uitgereik word aan kontakte. Hulle sal op al die amateurbande van 160 tot 10 meter op GG en foon aktief wees. ZS2en ZS5 amateurs word versoek om asb met hulle kontak te maak.

KLUBNUUS

Die Alberton Radioamateur Klub se AJV vind op 29 September 2001 om 17H00 plaas in Witfield plaas. Vir volledige adress en aanwysings kontak Koos ZS6JPY by 082 461 2819. Die vergadering sal afgesluit word met 'n bring en braai.

PRETORIA ARK VLOOIMARK

Die Pretoria Amateurradioklub sal hulle jaarlikse lentevlooimark en kattebakverkoping op 29 September soos gewoonlik by die suidkampus van die Universiteit van Pretoria hou. Kontak Almero ZR6RY vir besonderhede en tafelbesprekings by telefoon 012-567-3722 of 082-414-5164. Aanvangstyd is om 12:00.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Na 'n aanvanklike daling het die sonvloed weer gestyg en is tans goed bo die 200 kerf. Dit word verwag dat die sonvloed nog tot so om en by donderdag hoog sal bly. Die aarde se magneetveld het ook saamgespeel en geen noemenswaardige aktiwiteit is die afgelope week aangeteken nie. Die hoë sonvloed en stil geomagnetiese toestande het goeie voortplanting tot gevolg gehad. Ongelukkig het die

hoër bande nie sulke voortplanting as wat mens sou verwag het gegee nie. Die twintig meter band het puik voortplanting beide binnelands sowel as oor lang afstande gegee. Stasies uit Nieu-Seeland het selfs hulle opwagting in die middel van die voormiddag gemaak. Dit word verwag dat seine op die sogenaamde lang-pad oor die Indiese en Stille oseane van Noord-Amerika weer puik sal wees tussen 14:00 en 18:00 SAST met 'n piek rondom 16:00 SAST op die twintig meter band. In die laatmiddag en vroegaand behoort seine vanaf die Midde-Ooste en Europa ook heel goed te wees. Op die 80 meter band sal dit 'n geval wees van "hoe later, hoe kwater" met seine wat deurgaans verbeter soos die aand aanstap.

DATUM OM TE ONTHOU RAE 25 OKTOBER 2001

Die sluitingsdatum vir inskrywing vir die RAE is 25 September 2001. Geen laat inskrywing sal aanvaar word nie, indien laat ontvang sal dit oorstaan tot die volgende RAE. Verkry julle inskrywingsvorms van die SARL HK of op die tuisblad van die SARL by: www.sarl.org.za. Doen die dadelik. Inligting oor eksamennommers en eksamenlokale sal teen 10 Oktober aan kandidate gepos word. Kandidate wat teen 18 Oktober nog nie 'n eksamennommer ontvang het nie kan die eksaminator skakel by 021-4603640. 'n Lys van eksamennommers sal ook op die SARL webwerf by www.sarl.org.za geplaas word. GEEN eksamennommers sal voor 18 Oktober telefonies verskaf word nie."

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz. Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10 uur op 3750 kiloherz en 21,560 megaherz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word. Ons bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY in Pretoria. U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /ex

1

2

1

4